# Karroo Blommetjes

## AFRIKAANSE GEDIGTE

deur

Dr. D. F. MALHERBE.

# Karroo Blommetjes

## AFRIKAANSE GEDIGTE

deur

Dr. D. F. MALHERBE.

KAAPSTAD:
VAN DE SANDT DE VILLIERS DRUKPERS MAATSCHAPPIJ, BEPERKT.

1909.

# INHOUDSOPGAAF.

# VOORWOORD.

Als 'n mens self nie 'n skrijwer kan wees nie, dan is niks sò eervol nie als om ander skrijwers op die hande te dra. Maecenas, die edele ou Romein uit die tijd van Augustus, het sijn naam vereeuwig deurdat hij die onsterflike boekmakers van sijn dage met hart en hand gesteun het. Wat sou van Virgilius of Horatius geworde wees sonder die vriendskap van Maecenas ?

En waarlik, als dit so nodig was in die oue tijd, dan beweer ik dat ons aan sulke manne hier in ons land vandag broodsgebrek lij. In ons jong land—te minste jong in die boekmakerij—is dit die heilige plig van elke ware Afrikaner om daarvan werk te maak, dat ons ontluikende skrijwers nie dalk moed opgee nie. Want moeilikhede is daar meer als genoeg. Nie alleen is dit g'n kinderspel om 'n goeie boek te skrijwe nie, maar dan begin eerst die swarigheid om so 'n kunstwerk aan die man te breng, en dan weer die man aan die boek te krij !

Vooral is dit dringend nodig in ons land omdat, so als iedereen weet, die leeslust bij ons volk, so's water in die sandwoestijn, weggesak is. Als ons mekaar dus nie help nie, dan sal 'n skrijwer sijn gedagtes en sijn kunstgevoel nooit aan die man kan breng nie.

Later, hoop ons, sal dit beter gaan, want als die smaak eerst bij ons aangekweek is, en die behoefte wortel geskiet het, dan sal die aanvraag v'r leesstof vanself groter worde ; en met die groeiende aanvraag

sal die voorraad naar evenredigheid deur skrijwers gelewerd worde. Afrikaners skrijwe nie omdat Afrikaners nie lees nie, en Afrikaners lees nie omdat Afrikaners nie wil skrijwe nie. Die fout lê dus aan albei kante, en ons moet meewerk om dit veranderd te krij.

Eén manier waarop ons dit kan beter maak is, deur die voorraad van egte Afrikaanse werke te vermeerder. Laat ons skrijwers uitlok en aanmoedig. Wat hulle skrijwe sal mettertijd die leeslust weer laat oplewe. In die onderveld waar vroeger niks als grasveld was, en waar vee nooit naar 'n bossie wou omkijk nie, daar groei vandag niks als bossies. En wat is die gevolg daarvan? Dit: die vee wat vroeger in die bossiesveld sou dood gegaan het, leef vandag op niks anders als bossies nie, en dit gaat met hulle uitstekend goed. Die bossies is taaier teen die droogtes en harder teen die sprinkhane als die soetgras, en die spoelwaters of stormwinde maak aan die bossie niks. En nog meer, die bossie smaak nou al v'r die vee heeltemaal lekker; hulle het die smaak aangeleer. So sal dit ook met ons Afrikaanse taal en geskrifte gaan. Hulle sal met ons beter akkordeer, want hulle is beter bestand teen uitlandse sprinkhane en inlandse droogtes als die safte soetgras waar ons vroeger op geteer het. Die Nederlandse soetgras, wat nou ook al so stadig aan swart kolle wijs en kaalplekke maak, word vanself al meer en meer deur ons taaie karroobossie vervang, met die gevolg dat ons met sijbokke, mofskape en voëlstruise net fluksop begin rijk te worde!

Daarom heet ik die heerlike "Karrooblommetjies" van harte welkom, en wens die knappe skrijwer geluk met sijn eerste blomtuintjie. Dit is juist die soort plantjies wat ons oge sal streel en ons harte sal be-

koor. En ik waag dit om hem die versekering te gee, dat die sprinkhane van verstrooiïng en die droogtes van onverskilligheid sulke suiwer Afrikaanse, keurige en natuurgetroue blomme nie maklik sal laat dood gaan nie. Ja, daar is blommetjies onder wat in die blompotte van 'n koning mag geset worde en bewondering sal wek. "Die Berg," daar op die uitgestrekte karroovlaktes, omgéwe deur golwende heuwels en afgebakend deur kliprande wat in die bloue vertes verdwijn, sal nog lang, na ons geslag, tot Afrikaners spreek van die betekenisvolle gebeurtenisse, wat in ons geskiedenis voorgeval het. "Die Berg," waarvan die digter so sielvol sing, sal ons nageslag met moed vervul en tot vastheid van karakter opwek. "Die Berg," los en onafhankelik op die wijë hooglande van Suid-Afrika, is die beeld van ons volk en van elke Afrikaner, of behoort dit te wees.

Ik verwag stellig dat ook hierdie gedigte maar "die eerste druppels" mag wees van 'n heerlike bui reent uit dieselfde swaar belaaide en veelbelowende wolk.

N. J. Brümmer.

Drie-Anker Baai,
25 Okt., 1909.

# Die Warrelwind.

Vervliegend gedaante
van stof en van wind!
jou renbaan die aarde,
jou vlugte geswind.
In dwarrelende kringe,
in draaiende gang
vervolg jij jou paaie
o'er sandbank en hang,
deur bosse en bome,
o'er fluisterende stroom,
ontstaan in 'n oogwenk,
verdwijn nes 'n droom.
Geheimsinnig geboorte
van stoffige lug!
wie kan jou deurgronde
of volg in jou vlug?
Wie kan jou beperke
of peile jou doel,
als jij in jou draaisieke
vaart om ons woel?

Wanneer in die najaar
die grijsgele blaar
van eike en denne
word in hope vergaar,
dan kom uit die verte
met wirwar geraas
die dwarrelende magte
in vlugtende haas,
en skep in die lug op
met slingerende hand
die bossies, die blare,
die strooitjies en sand,
wat hemelwaarts swewe
op swaaiende maat
nes vliegende swerme
o'er lande vol saad.

En als in die somer
die skroeiende straal
op kwijnende bossies
meedogenloos daal,
dan klim uit die vaalte,
uit vlakte en vlei,
die waggelende spoke
in dansende rei,
en groei in die hoogte
tot 'n ijslik spiraal,
verlaat dan die stowwe
wat langsaam weer daal.
Met eens is verdwene
in vliegende gang
jou smeltende vorme,
jou wirrende sang.

Ontwijkend gedaante
van spelende stof!
deurkruis in jou warreling
ons velde en hof.
Sleep mee op jou vaarte
wat jou mag belus,
jij ken tog geen stilte,
jij weet van geen rus.
Vervliegend gedaante
van spokende lug!
jij blijf mij die teken
van die Tijd in sijn vlug.

# Tevredenheid.

---

Op 'n koppie in die kaalte
sit ek eensaam, ongestoord;
rondom in die bruine rande
in die leegtes, o'er die sande
word geen stem, geen klank gehoord.

Toen 'n vo'eltjie, vaalgevederd,
sig kom neerset aan mijn voet,
vlerke-spreidend, rondom blikkend,
ongeduldig, haastig mikkend,
of hij dadelik vliege moet.

"Vo'eltjie met jou skerpe bekkie,
met jou donsies vaal en fijn,
met jou vlerkies vlug als winde,
ogies gouw om kost te vinde,
met jou pootjies lief en klein!

"Seg mij wat tog in die dorte
van die vlaktes om jou heen
jou nog lus gee om te lewe,
waar die grond geen vog wil gewe
en die bossies smag naar re'en.

"Waarom vlug jij nie ten suide
waar die goud oranje bloei,
waar geen rande, vaal en bruine,
waar die eike prijk en tuine,
waar die sapp'ge vrugte groei?

"Waar uit groenbewasse kruine
van die berge stroompies vliet,
waar die re'en op die bome
saggies druppend of in strome
owervloedig se'en giet?

"In die takke van die denne
  kan jij vrij jou nessie bouw,
niks sal daar jou skat beroere
en geen kruipdier jou beloere
  en geen lijde breng die kou.

"Vo'eltjie met jou skerpe bekkie,
  met jou donsies vaal en fijn,
met jou vlerkies vlug als winde,
ogies gouw om kost te vinde,
  seg mij, antwoord, vogelijn!"

En die vaalgeveerde diertjie
  slijp sijn bekkie op die klip,
krap sijn koppie, rek sijn nekkie,
staat o'erend, beweeg sijn bekkie,
  antwoord wijl sijn stêrtjie wip:

"Ieder diertjie op dees aarde
  is 'n slaaf van sijn natuur;
ek *moet* strij hier in die skraalte,
ek *moet* ronddool in die kaalte,
  is dit soet of is dit suur.

"Kijk, ek aard reg naar die bossies
  tot die vaalte van mijn kleur;
in die stofwolk, onweer, kou'e
blij ek moedig, vol vertrouwe
  tot ek weer word opgebeur.

"Voedsel strooi die wijse Skepper
  ook hier met Sijn milde hand.
Sappe suig ek uit die bessie,
wurmpies draag ek naar mijn nessie
  wat ek uitwroet in die sand.

"Daar waar sapp'ge vrugte uitswel
  sal ek glad nie aard nie, nee!
*daar* is soveel nouwte, engte,
*hier* so ruim die breedte, lengte,
  so's die vlakte van die see.

" In die takke van die denne
  waar ek vrij kan nessie bouw
sal die stormwind mij verjage,
mense mij met list belage,
  liewer lij ek hier die kou.

"Hier is ek volkome veilig
  in die klipskeur te'en die rand,
hier kom mij geen vijand hind're
of bekruip die wrede kind're—
  ja, ek min mijn dorre land!"

En die skerpgebekte diertjie,
  vo'eltjie met die donsies fijn,
sprei sijn vlerkies om te vlugte,
word gedrage deur die lugte
  tot hij wegdof en verdwijn.

# Die A'endblom.

---

Ek het jou lief, mijn awendkind,
mijn blomm'tjie sag en teer,
ek het jou lief, mijn awendvrind,
geen hart bemin jou meer.

Vertel mij, skone awendblom,
met blaartjies sag en fijn,
hoekom sluit jij jou oog, hoekom,
net so's die nag verdwijn?

Waarom verberg jij jou gesig
solang die son nog skijn
en rol dit in jou mantel dig
van blaartjies sag en fijn?

Ek wil graag in jou ogies lees
die reinheid van jou kleur,
ek wil graag nes jou blaartjies wees
vol soete, suiwere geur.

Want als die koele awendlug
na 'n sonnegloed se bak
sig uitbrei so's 'n sagte sug
o'er die afrikaanse vlak,

dan open jij met moedige blik
jou skelme ogies vrij,
dan word jou geure wat verkwik
verkwistend rondgesprei.

Daar bowe uit die hemeltent
lag jou blinkogies toe,
en hul altijd naar jou gewend
word nooit van skouwe moe.

7

Ek weet jij min die sterre meer
  als al die goud op aard;
elk a'end ontluik jou kelkie weer
  en hijg jij hemelwaart.

Mijn hart! word nes die awendblom
  so diepbeskeie, rein,
wat oopgaan als die donker kom
  en toe als hij verdwijn.

# Die Asbos.

---

In die kliprug, op die gelijkte
  groei ek rond, 'n groen tapijt;
langs die paaie, in die vore
  sprei ek lote wijd en sijd.
O'er die grassies aan mijn voete
  slinger ek mijn arme uit
en verdring die jonge lewe
  in die sirkel waar ek spruit.
Waar geen ander plant wil aard nie
  bouw ek vrij mijn ronde tent,
gretig swelg ek al die vogte
  wat die hemel spaarsaam send,
en die sappe word vermeerder,
  dam steeds voller wijl ek groei,
vinnig swel mijn trotse stengels
  so's die druif in volle bloei;
so vergaar ek suinig bergend
  lewenskrag ver tijd van nood
en geniet die blije lewe
  als die ander plantjies dood.
Mense skel mij uit ver onkruid,
  roei mij uit, verwoes, vertrap,
en die dier misken mijn waarde
  en vermij mijn taaie sap.
Maar in tijd van grote dorte
  als die stowwe naarheid saai
en die vale, skrale wolke
  troostloos o'er die vlaktes waai;
als die driedoorn en die skaapbos
  uitgetand die vlakte dek
en die skroeiend' middagstrale
  arme veetjies nederstrek,
dan bied ek soms korte lawing
  aan die uitgemergeld vee
en mijn lawwe, sapp'ge drade
  deel die tong verkoeling mee.

Dan nog dek mijn frisse kleure
heuwels, spruite om en om
en mijn groente is die teken
van die lewe wat *weer* kom.
En al skel mij en al trap mij
mens en dier met wrede voet,
ek sal groeie, ek sal bloeie
waar als plant ek groeie *moet*,
want mij het in dorre land
God self veilig ingeplant.

# Op die Dood van 'n Jongeling

(HISTORIES.)

---

O'er die grawe sak stadig die donker
  na 'n dag owerlade met leed,
net die skijn van die sterre-geflonker
  mag aanskouw wat God wijselik meet.
En die a'endwind se koelte
  —'n sugtende klag—
sweef stil o'er die grawe
  in donkere nag,
breng die groet van die eeuwe
  —'n nagtelike kus—
aan die graf van die jongeling
  wat ver altijd nou rus,
en die a'endwind waai sag
  in die donkere nag.........

In haar kamer o'erwolk deur haar klage
  sit die moeder, 'n weduwe in rouw;
voor haar geest rijs daar betere dage
  van vreugd en geluk... maar ag nou!

O hoor tog die bittere snikke
  van 'n vrouw sonder steun en verlaat,
haar oge vol sombere blikke,
  en ag haar vermagerd gelaat!

O vrouwe in sugte en klage,
  o weduwe-moeder in rouw,
ver u kom daar betere dage,
  beloning ver lijding en trouw.

D'is die hoop van die moederharte
  —die kind met betowerend oog—
d'is die bron van die moedersmarte
  als haar trane moet vloei, nie wil droog.

O vrouwe, gestild sij uw klage,
o weduwe-moeder in rouw,
uw kind ken die betere dage,
geen kwelling of pijn voel hij nou.

O'er die graf van die jongeling
in donkere nag
speel die a'endwind-gefluister
sijn sugtende klag.........

Daar onder tussen die rande
waar die koring-aar wuif op en af,
in die dorre, verbleekte sande
staan verlate die jongeling se graf.

Daar onder tussen die rande
waar die warrelwind dwarrelend draai,
in die dorre, verbleekte sande
waar die middagwind dromerig waai.

Sijn tijdperk was kort, vol van jage
om 'n man te word wat kan strij,
maar nog in sijn jeugdige dage
moest hij val, werd hij wreed afgesnij,

so's die stengel nog teer en nog swakkies
van die blompie maar half uitgebloei,
so's die jonge uitspruitende takkies
deur die noodlot se sikkel gesnoei.

Daar onder tussen die rande
daar rus die jongeling nou,
maar die moeder wring droewig die hande,
die weduwe-moeder in rouw,
als die a'endwind daarbuite
in donkere nag
so stil, stille fluister
sijn sugtende klag.

# Die Rooibekkie.

---

Ek sien jou, klein wipperig, rooibekkige vo'el,
ek hoor jou hakerige lied,
ek ken jou, rondspringend, rooiborsige vo'el,
soetsnaterend tussen die riet.

Jou stem klink so helder langs rietbos en boord
so's die waters wat spoel aan jou voet,
en voor ek jou sien, het jij mij gehoord,
het jij mij gesien en gegroet.

En op angstige toon verkondig jij gouw
aan jou maters die naderend gevaar;
hul antwoord gelijk en glo aan jou trouw
en loer deur die rietbos se blaar.

Ag, wees tog nie bang, rooibekkige vrind,
sing vrij uit jou hakerige lied,
nie meer als 'n stout, kwaadsoekerig kind
kom ek jou bekruip en beskiet.

Ek min jou, rooiborsig, rooibekkige kind
van die lug en die bosrijke veld,
graag hoor ek, mijn wipperig, rondspringende vrind,
hoe jou lied op die luggie versmelt.

# Lenteklag.

Die son skijn in die lentelug
  op gras en bome neer,
en eindlik het ek dit verkrij—
  ek vind die plekkie weer.

En vind dit weer die liefste plek
  van almal op die aard,
geheilig blijf mij hierdie grond,
  *die* plek...... oneindig waard.

Seg mij, o ouwe trouwe boom,
  weet jij nog van die dag
toen ons geleun het aan jou stam
  in liefdes weelde-lag?

Maar nee, jij wil geen antwoord gee......
  die wind speel deur jou blaar,
dit fluister so's haar soete stem
  en duidelik sien ek Haar.

En duidelik lees ek in haar oog
  die ware, egte trouw.
"Ek wij," seg ek, "tot in die dood
  mijn hart geheel aan jou!"

En vinnig groei daar o'er haar wang
  een lig-rooi, reine tint,
haar oge spreek dieselfde eed:
  ek word deur haar bemind.

Ons ede was opreg gemeend
  ons harte edel, rein.
  ......................................
Die jare het daarmee gespeel,
  die liefde weggekwijn.

Die son skijn weer in lentelug
  op gras en bome neer,
die liefste plekkie op die aard
  die bloei weer so's weleer.

Weer skijn die son in lenteprag
  op groene bome neer,
weer spruit die tak se jonge blaar,
  mijn liefde bloei nie weer.

# Awendblik.

O'er ver, verre lande
o'er blouw, blouwe rande
  sien ek vliesige wolkies verspreid—
o'er hoog, hoge gronde
sag gewiegd, ongebonde—
  die lug welf so blouw en so wijd.

O'er ver, verre lande
o'er blouw, blouwe rande
  deur die a'endson se strale beskijn
sien ek vrij, ongemete,
ongemerk en vergete,
  die wolkies so stil-stil verdwijn.

Nes die vlugtige beelde
van die sterwend vergeelde
  wolke in die lugte verspreid,
so sink daar geslagte
als 'n vliegende gedagte
  in die eindlose ruim van die tijd.

# Die Lied van die Nagwind

Ek lê op mijn bed, so onrustig,
  d'is middernag lang al verbij,
en ek hoor hoe die nagtlike koelte
  deur eike en denne sig sprei.

Dit ruis nes die siltige waters
  wat daar skuif o'er die sandige strand,
gehoor deur die wandelaar van verre
  wat seewaarts sig haas o'er die land.

O nagwind, o nagwind, kom seg mij,
  wat spreek tog jou ruisende lied?
Vertel jij 'n tijding van liefde?
  Breng jij vrede of wee en verdriet?

Dit is mij of duisende stemme
  van mense reeds lang weggekwijn
vermeng met jou ruisende sugte
  hul echo van droefheid en pijn.

Die voorsang van duisende wesens
  nie-gebore, vertolk mij jou sug,
die lied van hul komende weedom
  die draag jij so sag deur die lug.

O nagwind, ek hoor maar deurgrond nie
  jou klagende, suisende sang ———
mijn harte klop sneller en sneller,
  mijn kinderlik harte word bang.

# Die Tortelduif.

---

Bo in 'n denneboom se tak
    tevree en vrij,
mijn reine, kleine tortelduif,
    kom sing ver mij.

Jou ogies glinster in die son,
    mijn lieweling,
nes druppels douw op roseblaar—
    sing, duifie, sing!

Of hij mijn dowwe taal verstaan
    sal ek nooit weet;
mijn duifie sing alsof hij al
    sijn leed vergeet.

Sijn kirrend lied verlewendig
    die denneboom,
bereik mijn hart en wieg mij in
    'n soete droom

van daardie tijd, toen alles nog
    onskuldig rein
ver mij gebloei het, nie gekwel
    het sielepijn;

toen kinderlik vertrouwe mij
    het vasgehou,
geen argwaan nog kon intrek neem
    of vesting bouw;

toen vorme mij nog het gebind,
    geen werkelikheid,
en ek nog alles het geglo,
    o kindertijd!

Mijn duifie in die denneboom,
    sing luid, sing vrij,
kom wieg mij in 'n soete droom,
    mijn hart verblij.

Want 's nags als ek nie slape kan,
    mijn lieweling,
dan hoor ek in die denneboom
    ver jou nog sing.

# Die Roosknoppie.

Daar onder in mijn tuintjie,
  daar staat 'n boompie teer,
daaraan sit net een knoppie,
  een roseknop, nie meer.

Elk awend en elk morge
  gaan ek die knoppie kijk,
die hoop straal uit sijn ogies,
  hij sal als rosie prijk.

Die stormwind is gekome,
  die takkie afgeskeur,
die blaartjies is verlep al,
  die knoppie geel gekleur.

Ek sien so menig knoppie
  in die wereldgaarde groei,
die hoop straal uit die ogies
  maar ag! geen rosie bloei.

# Die Strand-Brander.

---

Hoe die golfrug daar bars,
o'er die rots
dreunend knars,
'nes 'n blind-hollend ros
onbeteu'el,
wild en los!

Maanhare swaai
in die wind
rondgesaai—
skitterende skuim
opgeskiet
in die ruim!

Of deur snijdende stang
ingebreek
sag jou gang;
d'is die end van jou tog
naar gesmag,
naar gesog.

Ongemete jou gang
vorentoe,
maandelang;
wiegelend spel van die see,
windgestreel
breng jij mee.

Soms tot woede verwek,
heuwelhoog
uitgestrek,
dan weer saggies gesweep
varens-moe,
droom-gesleep!

Altijd wisselend gedaant'
waar jou weg
word gebaand.
Raaiselagtig ontstaan,
als 'n lugbeeld vergaan.

Maar jou magere rug
krul nou o'er,
wonder-vlug,
en in borreling verplat
hoe dit spook,
stuiwend spat!

Kokend gebruis
word gedoof,
sagter ruis
skommelend gewoel
naar die kant
voortgespoel.

Nes slange-gekruip
teen die sand
opgesluip—
ver 'n o'enblik deurskijn
kleurgetower ......
al verdwyn.

Swaarslepend tapijt
skuim-omsoomd,
dungespreid—
met traagheid beweeg,
ongemerk
weggeveeg.

Die volgende een
loop daar sag
o'erheen,
geen teken of spoor,
weggewas
en verloor.

Seg, het jij 'n doel
waterwieg,
skuim-gespoel?
Of jou kome en gaan
maar bedrog,
skijnbestaan .........?

# Winterawend Stemming.

---

Ek blik uit mijn kamer naar buite
in die veld van die re'enlug se grouw,
waar 'n skuiwerig weefsel van vogte
  verbleek het Gods siel-reine blouw.

Dit is stil na die stormwind se togte,
  die hemel is ligter geverf,
maar die nag is so lang en op hande
  en die sinkende dag is aan 't sterf.

En kijk aan die raam van mijn venster
  hang helder klein druppeltjies re'en;
uit woeling en strijd is gebore
  die traantjies in die koue versteen.

Op 'n takkie hier vlak bij mijn venster
  sit 'n vo'eltjie treurend alleen,
sijn ogies lijk net so's die druppels,
  nes pêrels in stilte geween.

Hij kijk ver mij aan met sijn ogies
so pêrlend skoon te'en die grouw
en smeek als in wenend gefluister:
  waarheen, waarheen in die kou?

Als ek blik uit mijn kamer naar buite,
  waar mijn oog ook al sweef omheen
in die grouw van die sterwende dage,
  sien ek trane geween en versteen.

# Droogte.

---

Bloedrooi rus die westergloor
op die rande mat geboor,
waar die somer son-geskroei
swart geverf het frisse bloei.
Wolkies hang daar ijl en vaal,
vliesies waar geen vog uit daal;
droewig teken—bloedrooi gloor
o'er die rande mat geboor.

Waar daar groene bossies was,
water-laggies, fluisterend gras;
waar die a'endblom lawend geur
heuwels o'er en leegtes deur
rondgesprei het ...... dompig lug,
stof-beswangerd, louwe sug;
nou geen laggend waterplas,
weggekwijn die groene gras.

Weggedroog die waterkolk
waar die ronde, dikke wolk
sig gespiel het vogbelaan,
swewend langs sijn heldre baan—
uit die panne dor gedroog
klim 'n klaagtoon naar omhoog
en die gronde lewe-ontroof
droom verstorwe, mat en doof.

Water wel nie uit die put,
droef verlaat die eensaam hut,
en die towerend melodij,
kriek-gewiegel, is verbij.
Nou geen vrolik lamgeblaat
o'er die veld se suiselend saad—
's nags draal soms 'n koele lug
waar elk lewensteken vlug.

En die landman staat alleen
waar die velde rondom ween,
en hij send sijn droewe klag
op die vlerke van die nag
naar die sfere waar God woon,
waar Sijn hemelligte troon,
biddend dat tog weer eenmaal
uit Sijn hemel regen daal.

Hoor daar kom die suide-wind
o'er die kale veld geswind—
windjie wat sijn hope streel,
om sijn slape fluisterend speel.
" Welkom skrale suide-wind,
langverwagte landmans-vrind,
waai bestendig dag en nag,
windjie, hoor mijn droewe klag!"

En als dan die ogtend daag
pak daar missies ver en laag
en die boer se hart klop blij
als die vaste wolke-rij
uit die noorde statig glij
en o'er dorheid koelte sprei,
want vandag nog stort dit neer,
krij die veld sijn gawe weer.

Donker wolke vol en rond
uit nog swarter agtergrond
groei daar uit die verte aan,
als deur towerslag ontstaan—
luggedaantes saam gesmelt
broei so breed o'er rand en veld;
donderwolke uit Gods hand,
stort jul re'en op dorstig land!

Ag, die hoop is 'n hemels gaaf
om die moede siel te laaf,
meng sijn soetheid in die nood,
wek weer lewe uit die dood,

breek ons bande met die aard,
voer ons hoger, hemelwaart;
ja die hoop is 'n hemels gaaf
om die kranke siel te laaf.

Maar die wind het west gedraai
op sijn woeste dwarrel-swaai,
hoor hem o'er die heuwels kom,
hoor sijn grimmig spot-gebrom!
Stowwe staan so ver hij trek
en die lugruim wolkbedek
gésel hij met ruwe slag,
woest geweldenaar, wilde krag!

Bowe is dit skoon geveeg,
lug is blouw en wolke-leeg,
skriklik brand die son alweer
op die matte aarde neer.
Westewind, gevreesd geweld,
wrede vijand van die veld,
akelig als jij wanhoop saai
en jou gésel skroeiend swaai.

Bloedrooi gloei die westerskijn
o'er die rande dood gekwijn,
luggie uit die suide-kant
blaas geen asem o'er die land.
Doodse stilte swijg alom,
alles treur so mat en stom.........
droewe lande......... kwijnend pijn
smeltend in die skemerskijn.

# Na die Droogte.

---

Gestild is ons klage,
die droewige dage
  van wanhoop en wee is verbij;
die blinkende komme
en geurende blomme
bedek nou die vlakte en vlei.

Langs eensame hutte
en stofdroge putte
  woel nou weer mense en vee;
aan damme en kolke
het die loodsware wolke
  hul stromende gawe gegee.

Weer beur uit die gronde
die grassies ontbonde,
  van hul sluimerende broeislaap bevrijd,
en sprei o'er die sande,
om kaal-nare rande
  'n groenende, sagte tapijt.

Die kaal afgesnoeide
en deur sonbrand verskroeide
  bossies die spruit alweer mooi,
en die saadjies die vul weer,
die blaartjies die krul weer,
  deur die sonlig se strale genooi.

Die westewind streel weer,
die westewind heel weer
  die wond wat hij ruw het geslaan,
en sijn luggie die swewe,
breng lus en breng lewe
  so ver so's die hooglande gaan.

In die veekraal se kaalte,
langs die voetpad se vaalte
  woel die kalwers op huppelende gang,
en daar ver uit die vleie
waar die skaaptroppe weie
  kom die stijgende lammergesang.

In hul soekende vrage,
in hul angstige klage
  meng sig dof die moeder-gekreun,
en dit swel tot akkoorde
in die eensame oorde
  wat swaar en stadigies dreun.

Hoor die lied van die velde
wat die skape vermelde
  als die morgeson hulle beskijn!
Hoger geswewe,
bo rande verhewe,
  versterwe die sware refrein.

Mijn harte juig mede
en mijn dankbare bede
  word een met die skape se lied,
en saam klim naar Bowe
om die Skepper te lowe
  ons lofsang na swaar en verdriet.

Als die vrolik en blije
gansies in rije
  so glad o'er die watertjies glij,
en gesèls so plesierig
en snap weer so gierig
  naar kossies o'eral gesprei;

als die doodsheid verbij is
kost volop te krij is
  en die vo'eltjies weer lewendig sing,
als die vlak in sijn weelde
sijn rijker bedeelde
  gave aan wat lewe kom bring;

dan herleef ook mijn harte
deur geen kwelling, geen smarte,
  geen donkere beelde gedruk,
en vrij als die winde
deur geen bande te binde
  stijg mijn siele en droom van geluk.

Verbij is ons klage,
die droewige dage
  van wanhoop en wee is verdwijn,
en 'n luggie die swewe,
breng lus en breng lewe
  so ver so's die hoogvelde dein.

# DIE BERG.

### 1.—Inleiding.

Te'en die skemerend morgegrijs
  staat jou tandige kruin omlijn,
uit die lage veld verrijs
  dreigend in die grouwe skijn.
Als die koppies asem haal
  vrijer in die lig-gebied
en die son met flouwe straal
  o'er die veld sijn weelde giet,
kijk dan staat jij altijd skoon,
  swijgend tempel van die vlak,
kringend hoogland is jou woon
  en die wije blouw jou dak.
Bliksemstraal en donderslag
  het jij eeuwe deur trotseer,
eensaam staat jij op die wag—
  ringsom lagerend vlammend weer.
Felle woede van die weer
  het jou voorhoofd wreed deurploeg,
o'er jou wange op en neer
  diepe plooie ingevoeg.
IJl al is jou grijse haar
  deur die stormwind uitgeruk;
kale vlekke, bleek en naar,
  met veragting leeggepluk.
Weggevreet is menig tand,
  lege holtes kondig aan
waar jou malers was geplant,
  hoe die rije het gestaan.
Harde kneukels is vergruis,
  skerpe skeure ingekerf
in jou borst, deurspoeld, deurkruis,
  onweertergend duisendwerf.

Maar nog blijf jij immer skoon,
  swijgend tempel van die vlak,
kringend hoogland is jou woon
  en die wije blouw jou dak.

.............................................

Berg van die vlakte
  jaarduisende gesus,
deur die wind uit die weste
  warm gekus!

Monument van die eeuwe
  uit die stilte gestijg,
nes 'n grote gedagte
  wat eeuwiglik swijg!

Verhewe getuige
  van armoedig bestaan,
van helde se worstling,
  van geslagte vergaan!

Wat skuil in jou boesem,
  wat hou jij bewaard,
welk diepe geheime,
  reusagtig gevaart'?

Openbaar wat daar sluimer
  in jou binnenste hart,
al kost dit ook trane,
  al wek dit ook smart.

........................................

**2.—Die ou Tijd.**

Daar tree voor jou geest die verlede
  in gestaltes vergrijsd rij aan rij,
so ver van die heldere hede
  als die Oost van die West is geskei.

Geen lewende wese is te vinde
  waar alles nog sluimerend rus,
geen geluid tref jou oor so geen winde
  koelfluisterend jou slape kom kus,
of so dofbrullend geen donder
  daar ver o'er die rande kom rol,
en krakend van bowe tot onder
  geen wolke, swartdreigend en vol,
hul vrag van ha'el en water
  in strome o'er jou heen kom giet,
dat die lopies in trippelend geskater
  so vinnig langs jou sije afvliet.
Uit die doodstilte beur daar nou kragte,
  daar ontwaak in die klanklose veld
die stemme van diere-geslagte
  wat hoog te'en jou wande versmelt.
Langs die rande, in leegtes en vleie,
  op die bulte en koppies o'eral
loop daar blinkende bokke en weie,
  en gehoornde wild sonder tal.
Daar vóór waar die sandbult so valerig
  opduik in die oggend se lag,
waar die bossies meer ijl staan en kalerig
  begroet die mierkatjies die dag.
So ontvang hul die eerste sonstraaltjies,
  beweginglos pen-o'erend
so staan hul nes sovele paaltjies
  wat daar met 'n doel is gepend.
En later kruip dan die slange,
  's nags ringvormig gedraai,
weer uit te'en die rotse en hange
  om die dag deur te droom en te braai.

**3.—Die Boesman.**

Hier digtbij waar die reebokke weie
  kom al nader en nader 'n bos,
d'is 'n Boesman gekruip uit die vleie
  wat 'n bok wil betrek ver sijn kos.

Eigenaardige ras van die mense
  onbeskijn deur 'n hogere lig,
opgelos is sijn strewe en wense
  in die wild voor sijn gifpijl geswig.
Sijn geest is vlak so's sijn lewe,
  die onbeskawing se soon,
sijn verstand is beperk so's sijn strewe
  en die ruwe natuur is sijn woon.
'n Weerglim uit hogere sfere,
  'n terugslag van betere lig
is sijn kinderlik-eenvoudige lere,
  is sijn flouwe besef van die Plig.
Sijn familie die hou hij in waarde
  en hij eer die egtelike trouw,
aan geen ding so geheg op die aarde
  als aan sijn kind en sijn vrouw.
Hij beskerm hul tot die uur van sijn sterwe
  wat hij moedig en dapper verduur;
sijn kroos krij geen huis om te erwe
  maar 'n grot in die wilde natuur.
Sijn voorhoofd lê plat en sijn hare
  staan nes Karroo-bossies geplant,
en nog in gevorderde jare
  blijf hij rats met voet en met hand.
Sijn omvang is klein en sijn vorme
  is gehard in die node se knijp
te'en koue en hitte en storme,
  in strijd en gevare gerijp.
Daar is wreedheid en list in sijn blikke,
  skerp en duurloerend sijn oog;
geen wild ontglip ooit sijn mikke
  met vergiftigde pijle en boog.
Van Kaapland se rotsige strande
  het sijn donkere rijk eens gestrek
tot daar waar die Nijlstroom se sande
  deur 'n skroeiende lug word gedek.
So swerf hij o'er Afrikas pleine
  en beoefen sijn nietig bedrijf;
al die wild van die velde blijf sijne
  tot 'n edeler ras hem verdrijf.

### 4.—Die eerste Afrikaner.

In die sonlig se weelde verwewe
veraf o'er die vriendlike veld
speel dromerig 'n stoffie en swewe
tot dit baaiend in blouwte versmelt.
Maar meer en nog meer word gebore.........
daar kruip dit kruiend vooruit,
die langsweep se lied kan jij hore
waar dit hoog te'en die koprande fluit.
Hoe dit skud o'er die klippe en skommel
die wa met sijn ronding van wit,
in 'n drillende maatsang gedommel,
voortgebeur op sijn rustige rit.
Hij kom, die hoogland se koning,
uit die vreemde geseil o'er die see
om te bouw in die woestheid sijn woning,
onttoge aan wroegende wee.
Geen hart klop so salig als sijne
als die veetjies daar dwaal in die vlei
en sijn vrouwtjie met vleiende, reine
ogies haar liefde belij.
In die weelde rondom hem vergader,
in die hoogveld se geurende bloei
kom hem waarheid en wense steeds nader
wijl sijn vrijheidsliefde groei.
Met sijn hoofdhaar speel vrolik die winde
op hul droomsieke lugsleep gesweef,
om sijn hals het die songloed gebinde
sijn sjerpie van bruin, vastgekleef.
In sijn oog is trotsheid te lese
en daar weerlig die moed van 'n reus;
geen huiwering ken hij, geen vrese,
die Vrijheid sijn krone en leus.
Sijn gestalte is fier en verhewe
en wijd dij sijn skouers sig uit,
in sijn arms staan met spiere geskrewe
die krag wat sijn lede omsluit.
En so mooi te'en die kliprand beveilig
daar bouw hij sijn huisie van steen,

'n altaar gegrond en geheilig
  waar vrijheid en liefde vereen.
Eng begrensd is sijn klipvaste woning,
  maar ruim sijn vriendelike hart,
ongerief staat hij uit, maar een koning
  wat gevare en sorge kan tart.
En nabij sijn huisie van klippe
  daar bouw hij die veekraal se muur;
voor die roofdier hem kan ontglippe
  brand hij los met lopers en vuur!
Want 'snags als die hemelgewelwe
  so droom in hul eeuwige rus,
dan waak bij sijn veetjies hij selwe
  deur die douw van die nagkou gekus.
O hoor die gehuil van die wolwe,
  die leeuwe-gebrul dril so swaar
of die dowwe gedreun van die golwe
  deur die lug meegesleep word tot daar.
So leer hij sijn vijand verower
  met treffend geskut keer op keer,
al staat hij soms skriklik omtower
  deur vuurslange-blitsende weer.

....................................

Welkom op Afrikas velde,
  gespierd en geharde pionier!
d'is die adel van vroegere helde
  wat jou tartende voorhoofd versier.
Die togte bedaard in jou boesem
  die fluister van vroegere wee,
die straal in jou oog is die bloesem
  van gelukkig herwonne vree.
In Europas gewraakte weelde
  was daar ver jou duurte noch rust,
voor jou geest het geswewe die beelde
  van 'n lewe op sonnige kust.
O hoe stijg soms jou siele ten hemel
  swelgend in heerlike lus,

als dit lijk of die sterregewemel
  jou toelag in vreugde gesus!
Of op jou jagpêrd gesete
  hoe pêrel jou oog van geluk,
als jij vlieg om die ruimtes te mete
  met die hoed o'er die ore gedruk!
Op die rijpêrd se rug speel 'n wasem,
  en agteraan sidder en beef
die stowwe, in die sonskijn se asem
  tot goue draadjies geweef.
Die klippertjies klap te'en die hange,
  dit woer deur die grasvlei se groei,
die koel lug verf op jou wange
  die teken van sonnige bloei.
So skeur jij, hier rukke, daar stampe,
  onbevreesd deur die vlaktes se ruim—
aan die pêrd hang die gloeiende dampe
  verdik al tot melkwitte skuim.
En als met jou jagwerk tevrede
  jij eindlik terug is gekeer,
dan leg jij met kragtige lede
  die buit aan haar voete sag neer.
O welkom op Afrikas velde,
  gespierd en geharde pionier!
uit jou nakroos groei nobele helde
  met oge net so trots en so fier.

### 5.—Nakroos.

Langsaam verwijd hul die perke
  van hul groeiende woongebied,
wijl die bloei van hul grotere werke
  die Boesman-hart vul met verdriet.
Hij sien hoe die reg van sijn vaadre
  deur 'n hogere volk word betwist,
wil sijn laaste kragte vergaadre
  en sijn vrijheid herwinne met list.
Tevergeefs sijn dapperste poging
  om sijn regte van ouds te verwerf,

wie sterkste is hier krij verhoging,
  wie swakste word minder en sterf.
Mismoedig ten noorde, ten weste
  trek 'n deel van die Boesman ras,
waar veel later nog enkele reste
  sal verhaal wat die nasie eens was.
Die ander deel Boesmans is wijser,
  word vriend van die Boere-geslag,
en harte omkneld als met ijser
  word gekneed tot dit week word en sag.
Die witman tot koning geworde
  in die oog van sijn mindere vriend,
die leer hem wat Reg is en Orde
  en lei hem op als 'n kind;
en straf sijn euwele dade
  met onverbidlike hand,
en leer skei tussen goeie en kwade
  dinge sijn kleine verstand.

.....................................

D'is so stil die eensame lewe
  waar die plase so ver uit mekaar
is geplant; onbekend, onbeskrewe
  al hul vreugd en gevaar jaar na jaar.
Maar die rijpêrd is vlug op sijn bene
  —die jonkman se lewe en lus—
als 'n dwarrelstof gons dit daarhene
  waar die skone hem loon met 'n kus.
Als die a'endgrouw nes wiegende drome
  sig uitsprei o'er slapende land
net so sag so's die skaduws van bome
  koelkussend die dorbleke sand,
dan wag daar met gloeiend verlange
  'n maagd op die komst van haar held,
hoe voller die vlam op haar wange,
  hoe bleker die dromende veld.
Waar die rijpad wegskemerend versterwe
  in die draai van die hangende rug,

daarheen gaan vol straalheldere verwe
  haar blikke gedra op 'n sug,
tot haar oor in die bleek van die awend
  die galop van sijn rijpêrd kom streel,
gesweef op die windjie wat lawend
  om haar gloeiende voorhoofd speel.
O saligste stond van die lewe
  als sig minnende siele hervind,
en 'n kransie uit laggies gewewe
  die dromende uurtjies verbind!

..............................

O maagdelike Blom van die pleine!
  'n gaaf deur die Hemel gegee;
jou oog is 'n spiel, Wonderreine,
  'n weerskijn van suiwerste vree.
'n Heilige skaam dek jou wese,
  o ranke en blanke bloei!
op jou heerlike blos staat te lese
  die vlam in jou siele ontgloei.
O die goddelike bloei van jou wange,
  gebaai in die koel lug se stroom,
sus die hart nes betowerende sange
  in 'n sagte, verkwikkende droom!
Hoog te'en Noorweges ijsige wande
  spruit 'n Blom in weelderige groei,
maar die Roos van die hoogveld se sande
  staat nog skoner in rustige bloei.
O die sielvolle skijn van jou wange,
  gebaai in die koel lug se stroom,
sus die hart nes towergesange
  in 'n sagte, verkwikkende droom!

..............................

Onbekend met die grootstad se lewe
  woon die rust in jou vredig gemoed,
en jij so onskuldig geblewe—
  deur die wieg van die stilte gevoed.

En al is jou brein nie deurwewe
  met wereldse wijsheid en lig,
jou hart van eenvoud omgewe
  lag blij in die dienst van die plig.
In jou woon die eer ongeskonde,
  jou hart net ver *ene* bestem,
deur trouw en opregtheid verbonde,
  'n kleinood geheilig ver *hem.*
O geluk van vroegere tijde
  gesnoer met die eenvoud se band,
o trouw in wisseling en lijde
  gegroei tot 'n heerlikste pand.
In die oog waar die onskuld so bewe
  leg die kiem van hogere moed,
'n gunst aan die sterke gegewe,
  'n teken van edele bloed.
Jonkman van stillere dage,
  jonkvrouw van vroegere tijd,
op 'n weefsel van liefde gedrage,
  ver eeuwig elkander gewijd,
o leer julle nakroos volharde
  in die woelende strijd van die slag
waar die blitse so dans, en verwarde
  blikke geen hulpe verwag!

.....................................

**6.—Oorlog.**

In die Noorde daar ver, waar die spore
  van die trekker se wawiel nog staan,
is 'n woelende wereld gebore,
  waar die trekker die pad het gebaan.
Naar die Noord waar die grasvelde wuiwe,
  waar die trekker se wieg het gestaan,
waar die Vaalstroom vreedsaam voortskuiwe,
  jaag die hongerende mensdom aan.
Eeuw van goud en geniete
  van hogere strewe ontdaan,

waarin edele drome wegvliete
  en in geldsug is ondergegaan!
En die goud word die appel van twiste,
  rijk gelaagd in die rande se skoot—
'n jonkvrouw so skoon maar vol liste,
  aan haar vrijers ellende en dood!
Trotse mag waar rijke en trone
  en grote nasies voor vlug,
die Draak wat jaloers hierdie Skone
  bewaak is nog jong maar gedug!
"Op kommando," so klink o'er die velde
  die woord wat die lugte deurwiel;
van die ploeg in die sa'el vlieg die helde
  deur die geest van die vaadre besiel,
bereid om alles te gewe
  ver die land met trane besproei—
heilig grond waar die trekker sijn lewe
  het geoffer, sijn bloed het gevloei.

.....................................

Agter klippe en krans
verskuil en verskans
lê hul stil—
die ko'els deur die lug
in vliegende vlug
sissend gesaai
en verspil.
Brekende bomme
voor, agter, alomme
skiet skerwe.
"Burgers, ons lot
onder blitse se spot
—vloektafereel—
is o'erwinning geheel
of sterwe!"
En altijd deur onder
die donder,
verdowend gedreun...............

In stormende swaai,
in driftige drang,
in woedende gang
o'er die vlak—
jagend gerij
van ruiters gesprei
wat steiger
en sak!
Spiegelend spel
van skitterend staal,
weerglimmend geglans
van dansende straal!
Wolke van rook
waar vure in woed,
wemelend gewoel
immer sterker gevoed!
En altijd deur onder
die donder,
verdowend gedreun,
wat mense en diere
verag
in hul kermend gesteun...........

**7.—Klaaglied.**

Een—een lê die lijke,
  die lewe verwoes—
verblekende halme
  na die somer se oes.

Sag dromend 'n stilte
  op manlike groei,
deur die doodsverf verdrijwe
  die blosende bloei.

Die bloed lê in kolle,
  in klewerige plas;
daaruit swel weer saadjies
  van wuiwende gras.

Spit diep uit dit grafte
  deur helde verwerf;
die klein plekkie aarde
  is al wat hul erf.

So stil om die grawe
  nes 'n skaduw se droom .........
vergete die plekkie
  langs die heuwel se soom.

Daar onder die helde
  so jong nog rus een,
geen troost ver sijn maagdlief
  in haar trane alleen.

Kind van die velde,
  deur die veld weer geeis,
ver die Va'erland geoffer
  deur die oorlog se seis.

Uit sijn graf klip-omgewe
  kom geen skeidende sug,
keer geen weerklank van liefde
  in haar boesem terug.

Als die lenterijk opbloei
  in geurig getooi,
og kon sij maar blomme
  op sijn grafheuwel strooi!

Die fonteintjie die vloei weer
  na die lang winter-re'en
in haar oog blink geen lag meer
  maar trane alleen.

Geheilig die aarde
  waar die helde in rus,
's nags daal uit die Hemel
  'n bepêrelde kus.

So stil om die grawe
  nes 'n skaduw se droom...........
vergete die plekkie
  langs die heuwel se soom.

**8.—Besluit.**

O'eroue gevaarte
wat die tije o'erleef,
waar die grijsheid aan kleef,
en daar dreig bo die kruipende veld,
gepantserde held!
Het jij nie aanskouw,
o reusebouw,
  hoe die straal van die jonge morge
o'er heuwel en krans
met skugtere glans
  kwam geswewe uit duistere sorge?
Of was jij omspoel
nog deur golwe-gewoel
  van die kokende wereldsee,
toen die skuimende nat
te'en jou wande kwam spat,
  gebore uit strijd en uit wee?
Of was jou kroon
nog blinkend o'erwoon
  deur krakende velde van ijs,
waar die strale flouw
uit die hemelse blouw
  werd geblus, van verre gereis?

.....................................

In donkere nagte
  van heidens bestaan
van grijse geslagte
  lang al ondergegaan;
in skriklike ure .........
  van storme-geloei

toen blitsende vure
  jou vel het verskroei,
het jou rustige kruin naar Bowe gewijs,
jou rotse ten hemel, waar die sonlig weer rijs.

....................................

O ek voel
als die donder daar woel
in die siddering jou boesem deurbewend,
in die skijnsel jou wande o'erswewend,
  die klop van jou hart
begerig die vlugtende diere te dek,,
die weerlose lewe tot skuiling te strek,
  reus wat storme kan tart!

....................................

Als die strome in bruisende woeling hul perke
o'erspoel, dan beskerm jij met werende vlerke,
—rondom loeiende wind—
so's 'n moeder haar kind,
die hulplose diere gevlug
in jou donkere boesem terug,
waar hul, nog bewende, rus
o berg, in jou liefde gesus,
geborge in jou veilige skoot,
beskermende Moeder!

....................................

Als die gloeiende strale
van die borende son
nes brandende kwale,
die lijder se voorhoofd krullend,
sijn oge met matheid vullend,
verterend op bruinende kranse kom skiet
waar wegdorrende takkies geen skaduw geniet,
dan meen ek te hoor
hoe 'n vlugtige rilling,
weemoedige trilling,

jou smagtende boesem ontstijg
wat duisend geheime verswijg;
en so bloedrooi die glanse
te'en jou treurende kranse
in die awend se sterwende skijn,
of, deur donkere skeure
geboor, sig in kleure
wil verwe jou koorsige pijn!

.....................................

So stil en so skoon
als die vlak van 'n meer,
waar geen windjie o'er skeer,
waar die tak van 'n groenende boom
so duik in verkoelende droom,
staat jou rustige bouw
in die eeuwige blouw
van ons suidlike hemel getroon.

.....................................

O swijgende berg
van raaisels omgewe,
maar trouw op jou post
deur die eeuwe geblewe!
o leer aan ons volk
wat nog wankelend gaan,
om trouw deur die nag
van storme te staan;
spreek luid tot die volk
wat die vlaktes bewoon,
so's jij opwaarts te peil
waar die Eeuwige troon,
en in die uur van vertwijfelingswerk
laat jou kalme blik die harte versterk.

...... ..............................

# Aantekeninge.

BL. 33.

*Van Kaapland se rotsige strande .................*
*................. Nijlstroom se sande.*

Die Boesmans het deel uitgemaak van 'n ras wat eenmaal die hele vasteland van Afrika bewoon het. Met betrekking tot die ras seg Dr. G. McCall Theal : "The remains of that race were found in the north-west of this Continent, in Morocco, in the Valley of the Nile, as well as in South Africa." (*South African News*, 18th Sept., 1909.)

BL. 37.

*Die leer hem wat Reg is en Orde.*

Die pioniere het veel te kampe gehad te'en die Boesmans, maar het tewens veel gedaan om hulle te beskawe en selfrespekt te laat krij. In hierdie verband sij genoemd die naam van Floris Visser, wat die Boesmans nie alleen onderworpe maar ook opgevoed het. Hij het uit die Boesmans hoofdmanne aangestel om behoorlike tugt uit te oefen. Ter opheldering sij hier vermeld die volgende meedeling mij goedwilliglik ter hand gesteld deur die heer A. G. Visser, L.W.V. : "Dit was mijn o'ergrootvader wat die Boesmans 'mak gemaak het' so's hulle dit genoem het ; sijn naam was Floris Visser. Hij het op die Roggeveld gewoon en is met die voorste trekkers ingegaan tot in die distrik van Carnarvon, waar eigenlik die verblijfplaas van die Boesmans was en vanwaar hulle uitgegaan het als roofdiere om al wat in hulle hande val te vermoor en te verniel. Die regte datum is mij onbekend, maar volgens gedagte moet dit tussen 1830 en 1840 geweest het dat sijn werk daar verrig is, of vroeger. Die Gouvernement van die dage het dit erken en aan hem 'n plaats gegewe als beloning ver sijn dienste ; die naam van die plaas was Ploegfontein in die distrik van Fraserburg. Sijn naam werd nog in ere gehou onder die Boesmans tot in die vierde geslag. Toen ek nog maar seer jong was, het hulle mij nog op die hand gesoen als 'n agter-kleinseun van die grootbaas."

B5. 43.

Dit word algemeen aangeneem deur vakmanne dat Suid Afrika ook eenmaal sijn ijs-periode gehad het. Verder word dit als seker beskouwd dat S.A. eenmaal onder water was. A. W. Rogers, Geology of Cape Colony, bl. 396, seg. : "Marine conditions prevailed in the southern part of Africa till the middle of the Bokkeveld period, when open connection with the sea seems to have been cut off..........."